# PSALM 58

58



Is jul - le oordeel wel reg-ver - dig



as jul- le, mag-ti-ges, be-slis



oor reg en wat reg-ver-dig is?



Nee, jul - le is kor-rup, om-koop-baar.



Deur jul-le word geweld ge-pleeg



as jul-le met die regskaal weeg.

2.
Die slegtes volg van die begin af,
reeds van hul eerste dag die weg
wat leuenagtig is en sleg.
En hul gedra hul soos 'n adder:
Hy hou hom stokdoof vir die stem
van die besweerder wat hom tem.

3.
Ruk uit hul mond die leeu se tand uit,
laat hul soos water ophou vloei,
soos gras verdroog wat ophou groei.
Laat hul dan net 'n slymspoor nalaat
soos slakke - doodgeborenes
wat sonder lig en lewe is.

4.
In hulle fleur word hul oorweldig;
soos onkruid word hul uitgeroei,
verwaai deur God se wind wat skroei.
Dié wat regverdig is, sal bly wees
en sê, as daar vergelding kom:
"Geregtigheid geskied deur Hom."